# Die Kerk van die Rome en
# Die Mens van die Sonde

Outeur: F.W.C. Neser
Kopiereg: F.W.C. Neser
Uitgewer: F.W.C. Neser
Posbus 31571
Wonderboompoort
0033

**Tel:** **(012) 379 8954**
**Faks:** **(012) 377 0147**
**Sel:** **076 788 6256**
**E-pos:** **Ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com**
**Webtuiste:** **www.israelmusthear.co.za**

**Kantoor ure:** **Maandag tot Donderdag**
**9h00 – 12h00**

Drukker: Minit Print Pretoria Noord
Tel: (012) 565-5288
Fax: (012) 565-5289
E-pos: info@minitprint.biz

Eerste uitgawe: 2002
Tweede druk: 2006
Nuwe druk: 2014

ISBN: 0-9584511-5-X

# Die Kerk van Rome
Deel 1

# Die Mens van Sonde
Deel 2

Deur F.W.C. Neser  M.Sc.

Teksverse uit 1953 Vertaling

Transkripsies: Kassette nommers B175; B 178.

## Die Kerk van Rome.

Transkripsie gemaak van kasset no. B175.

Ons lees uit Openbaring 17:1-18;

1 EN een van die sewe engele met die sewe skale het gekom en met my gespreek en vir my gesê: Kom hierheen, ek sal jou toon die oordeel van die groot hoer wat op die baie waters sit,

2 met wie die konings van die aarde gehoereer het, en die bewoners van die aarde het dronk geword van die wyn van haar hoerery.

3 En hy het my in die gees weggevoer na ‘n woestyn, en ek het ‘n vrou sien sit op ‘n skarlakenrooi dier, vol godslasterlike name, met sewe koppe en tien horings.

4 En die vrou was bekleed met purper en skarlaken en versierd met goud en kosbare stene en pêrels, en sy het in haar hand ‘n goue beker gehad, vol van gruwels en die onreinheid van haar hoerery;

5 en op haar voorhoof was ‘n naam geskrywe: Verborgenheid, die groot Babilon, die moeder van die hoere en van die gruwels van die aarde.

6 En ek het die vrou gesien, dronk van die bloed van die heiliges en van die bloed van die getuies van Jesus, en ek het my uitermate verwonder toe ek haar sien.

7 Toe sê die engel vir my: Waarom het jy jou verwonder? Ek sal jou die verborgenheid van die vrou vertel en van die dier met die sewe koppe en die tien horings, wat haar dra.

8 Die dier wat jy gesien het, was en is nie en sal uit die afgrond opkom en na die verderf vaar; en die bewoners van die aarde wie se name nie van die grondlegging van die wêreld af in die boek van die lewe geskryf is nie, sal hulle verwonder as hulle die dier sien wat was en nie is nie, alhoewel hy is.

9 Hier kom die verstand wat wysheid het, te pas. Die sewe koppe is sewe berge waar die vrou op sit.

10 En hulle is sewe konings: vyf het geval en een is; die ander een het nog nie gekom nie; en wanneer hy kom, moet hy ‘n kort tydjie bly.

11 En die dier wat was en nie is nie, is self ook die agtste, en hy behoort by die sewe en gaan na die verderf.
12 En die tien horings wat jy gesien het, is tien konings wat nog geen koningskap ontvang het nie, maar hulle ontvang mag soos konings een uur lank saam met die dier.
13 Hulle het een gesindheid en sal hulle krag en mag oorgee aan die dier.
14 Hulle sal teen die Lam oorlog voer, en die Lam sal hulle oorwin - want Hy is die Here van die here en die Koning van die konings - en die wat saam met Hom is, geroepe en uitverkore en getrou.
15 En hy sê vir my: Die waters wat jy gesien het, waar die hoer op sit, is volke en menigtes en nasies en tale.
16 En die tien horings wat jy op die dier gesien het, hulle sal die hoer haat en haar verlate maak en naak, en haar vlees eet en haar met vuur verbrand.
17 Want God het dit in hulle harte gegee om sy bedoeling uit te voer en een bedoeling uit te voer, en hulle heerskappy aan die dier te gee totdat die woord van God volbring is.
18 En die vrou wat jy gesien het, is die groot stad wat heerskappy voer oor die konings van die aarde.

Mag God sy woorde aan ons harte seën.

Geliefdes, soos ek julle in die oggend diens belowe het, wil ek vanaand met u enkele gedagtes deel oor die Kerk van Rome. Ons is daarvan bewus dat die Pous oorlede is en dat daar geweldige samesprekings in Rome aan die gang is en baie vergaderings en intriges want dit is ‘n ingewikkelde prosedure met die verkiesing van ‘n nuwe Pous en ek wil met u daaroor praat.

Maar voordat ek dit doen wil ek eers weer vir u daardie 5de vers noem;

Openbaring 17:5;

5 en op haar voorhoof was ‘n naam geskrywe: Verborgenheid, die groot Babilon, die moeder van die hoere en van die gruwels van die aarde.

“Verborgenheid, die groot Babilon, die moeder van die hoere en van die gruwels van die aarde”

Ek gaan nie vanaand ‘n verhandeling in besonderheid hieroor gee nie, dit sal te lank neem. Maar ek sal u aanraai om weereens, die van u wat die boek Openbaring het wat ek geskryf het , hoofstuk 17

te lees. Dit is vir u van die uiterste belang in hierdie tyd wat gebeur en plaasvind met die verkiesing van die nuwe Pous wat enige oomblik aangekondig kan word.
Maar ek wil dan verder voortgaan, ek wil net sê, en u moet baie mooi daarna luister want dit is die waarheid en iets wat u nog nooit opgemerk het nie.
Daar is ‘n gesegde wat sê, dit is ‘n handjie vol mense wat dinge laat gebeur. Dit is ‘n klein bietjie meer wat sit en kyk hoe dit gebeur. Die groot meerderheid, die groot massa weet glad nie eers wat aangaan nie en dit is wat in die wêreld aangaan.
Dit gryp my aan in my siel, 10duisende, 100duisende, miljoene mense het in die afgelope tyd toe die Pous gesterf het en sedertdien al die dinge wat gebeur het, sy begrafnis, groot optogte wat daarmee gepaard gegaan het, gesien, en die kroning van die nuwe Pous wat gaan kom. Aanstaande Sondagaand gaan ek daaroor praat want dit is van geweldige geskiedkundige betekenis maar ook van geweldige profetiese betekenis.

Die mense sal sit en kyk, hulle sal die prag en die praal aanskou; sonder dat hulle dit besef, gaan dit ‘n groot indruk op hulle maak en dit gaan so by hulle verbygaan en wie gaan weet wat werklik besig is om plaas te vind.
Wie gaan weet wat dit werklik beteken, daarom, al is dit miskien soos ‘n stem wat roep in die woestyn, wil ek vir u wys wat besig is om te gebeur. Wil ek vir u wys, die betekenis daarvan en die uitdaging wat vir ons voor die deur staan, want wat geskrywe is om te gebeur, dit gaan gebeur.
As u daardie hoofstuk in ons Openbaring boek lees, ek hoop u gaan die moeite doen om dit net weer ‘n keer deur te gaan en wat daarop volg. U sal onder andere sien hoedat ek daarin wys hoedat die nasies van Europa die draers geword het na die verval van die Romeinse Ryk. Hulle het die draers geword van die Pouslike stelsel nadat die Keisers van Rome van die toneel verdwyn het en die Romeinse Ryk tot ‘n val gekom het. Dit was net vir ‘n klein rukkie, “die dier wat was en nie is nie en tog is”. Daardie selfde nasies het hulle weer gegroepeer onder die vaandel van die Pous en tenminste vir 1260jaar die Pous oppermagtig gemaak en dat hy geregeer het amper as ‘n god op aarde. Nie net die gewone burger se lewe was

in sy hand nie maar konings het gekom en hulle krone aan sy voete neergelê.

**Oppermag van die Pous.**

Dit is ‘n geskiedkundige feit dat konings soms deur die Pous tot drie dae buite in die sneeu laat wag het sodat hy die kroon op hul hoofde kon plaas. Absoluut oppermagtig, en dit is hierdie vrou wat op hierdie dier gery het, met ander woorde hierdie dier, hierdie stelsel het daardie vrou gedra. Maar daar kom ‘n dag wat hierdie dier gaan omdraai en hierdie vrou gaan opvreet wat op haar rug ry en dit is wat op die punt staan om in Europa te gebeur.

Dié Europa wat die draer, die bakermat, kan jy amper sê, was van die Roomse Katolisisme, behalwe Wes Europa. Ons weet wie daardie stelsel is wat haar gedra het en enige een wat ‘n bietjie ingelig is, sal dit kan sien. Europa is vandag so gerysmier, so deurdring van die kommunisme. Dit is een van hulle redes vir die standpunt oor Suid-Afrika. Dat daardie Kommunistiese Stelsel vir Europa gaan insluk en gaan oorneem. Daarmee ook die Rooms-Katolieke Stelsel wat een van die magte was wat gegryp het en gereik het na wêreldoorheersing met verskriklike en magtige intriges wat die geskiedenisboeke vol van is en wat aangrypend is om te lees en te bestudeer. Dat daardie Rooms-Katolieke Stelsel op die punt staan om ingesluk te word en oorgeneem te word deur die Kommunisme.

As u sal onthou en u sal dit in my boeke sien wat ek jare gelede geskryf het om vir u te wys die invloed van die Kerk van Rome, dat in die land waar die Roomse Katolisisme oppermagtig is, behalwe vir die heeltemal heidense wêreld soos Afrika, het jy jou grootste persentasie van ongeletterdheid, soos in Portugal, Spanje, Suid Amerika. Selfs in Italië kry jy jou grootste mate van ongeletterdheid waar die Roomse Katolisisme oppermagtig is, want dit pas in sy patroon om die mense ongeletterd en ongeleerd te hou, sodat hy kan aanhou met sy dwingelandy van bygeloof en van vrees vir die kerk en veral vir die persoon wat die “POUS” genoem word, wat die hemel vir jou kan oop en toesluit.

Die Pous is oorlede en een van die dae word daar ‘n nuwe persoon aangewys. Vir al hierdie jare gee die Roomse Katolieke Kerk voor

om ‘n sogenaamde Christelike Kerk te wees. Wat ‘n wan opvatting! Een van die grootste en fynste vorme van afgodery wat die wêreld nog ooit gesien het. Die Rooms-Katolieke Kerk, oppermagtig sover dit die sogenaamde wêreld betref.

**Protestantisme.**

Iemand het eenkeer gevra, o dit laat my sidder tot in my wese as ek daaraan dink en dit noem. Dit was ‘n jong seun en hy sê vir hom; “What do you know about Christianity ? O, Christianity is a dead man on a pole.” Ja dit is ‘n dooie man aan ‘n paal. Dit is Christendom!

Kyk maar na jou Roomse Kerk, na die beelde, dit is een van die eerste dinge wat jy sien. Kyk na die beeldjies wat so baie om hulle nekke gehang word, ‘n paal in die vorm van ‘n kruis met ‘n dooie man daarop. Simbool van ‘n dooie geloof met sy verskriklike nagevolge.

Maar geliefdes, dit bly nie daar nie. Kom laat ons ‘n bietjie verder kyk. Ons noem onsself Protestante. Ons beroem onsself daarin en met geen refleksie nie, dit is by wyse van illustrasie, daar is sekere kerke in ons land en seker in ander lande ook, wat selfs die naam “Protestant” in hulle titel het, ook in hulle naam, ek noem dit maar net en die Here ken my hart, dit is geen refleksie op daardie kerke nie. Dit is net om my punt duidelik te maak.

Daar is kerke in ons land met die naam van: “Die Nuwe Protestantse Kerk, Die Pinkster Protestantse Kerk en al ons ander Christelike Kerke”. Al het hulle nie die naam nie, as ons vir hulle moet vra en hulle vir ons moet vra: “Is julle Protestante”, dan sal ons sê: “ja”.

**Wat beteken die woord Protestants?**

Protestants beteken -- so het dit gekom! Dit is om te protesteer!

Die Hervormers het geprotesteer, teen die afgodery, teen die bygeloof, teen die dwingelandy, teen die bedrog van die Roomse Kerk.

Dit is hoe Martin Luther met die hervorming begin het, Calvyn, Zwingli, Huss en al die name deur die eeue. Hulle het geprotesteer. Maar my broer en suster, my vriende, ons het mak geword, ons protesteer teen niks meer nie. Ons maak kompromie. Vandag is die groot kreet wat uitgaan, soos dit in Engels gesê word: “Don’t rock the boat”.

Moet net nie die godsdienstige harmonie versteur nie. Moenie die rasse harmonie versteur nie. Stem saam, gee oor, gee toe. Loop saam solank dinge net vreedsaam geskied. Al loop die stroom ook vreedsaam na die afgrond. Al loop hy stil tot daar, tot by die waterval. Tenminste dan tot jy oor die afgrond stort het jy vrede. Moet nie protesteer nie!
Ek wil hê u moet kyk, daarom het ek die las op my hart gevoel. Sommige van u gaan in die volgende paar dae voor die televisie sit en kyk, ander sal dit in die koerante lees, tydskrifte gaan dit met groot prente dra en groot artikels daaroor skryf, in die dae wat voorlê.
Daar sal pragtige prente wees van die Pous. U gaan sien hoe pragtig hy aangetrek gaan word, al die verskillende klere, die verskillende edelgesteentes waarmee hy uitgedos gaan word. Ek wil vir u wys wat God se woord daarvan sê. Ek wil hê u moet daaraan dink wanneer u kyk, as u nie vanaand se boodskap gehoor het nie, en u kan uself ontleed, dat u aan uself moet vra, hoe vêr is ek al saam gedra met daardie stroom op pad na die afgrond toe!
Het u "PROTESTANTS", in u hart?
U weet, ek wil u hierdie vrae vra:
"Neem ons nog standpunt in teen dit wat die Bybel verbied of veroordeel?"
"Neem ons nog standpunt in vir dit wat die Bybel gebied?"
"Is ons aktiewe mense of het ons, ons ruggraat verloor en gee ons maar net toe en dryf ons maar net saam?"
O, mag die Here ons genade gee dat ons sal sien dit is 'n leuen van die duiwel om te sê daardeur sal ek vrede kry. Daardeur is daar rus. Daar is geen rus nie. As ek net so 'n bietjie vooruit mag gaan, ek weet nie of u nog kan onthou, so 'n paar jaar gelede het ons 'n Amerikaner gehad wat in hierdie preekstoel gestaan het, Randy Pike. Hy was op pad huistoe nadat hy Australië besoek het en het toe hierlangs na Suid-Afrika gekom. Hy was een van die aktiewe kampvegters teen die Kommunisme en hy het hier gestaan en hy het onder andere dit vir ons gesê, die toegewings wat van ons geëis word, gee hier toe en gee daar toe, stel hier tevrede en doen dit vir die swarte en doen dat vir hom en so aan. Toe sê hy dit: "He does not want equality, he does not want more land, he wants your land, he wants your country.

Dit is net wat die waarheid is. Jy gaan hom nie keer deur toegewings nie. Dwarsdeur die verlede, soos ons vir u vanmôre gesê het geliefdes, die wat vir die waarheid wil staan moet vir die waarheid staan. As ons onsself Christene noem dan moet ons saam met die Here Jesus sê toe Hy voor Pilatus gestaan het, selfs toe een van sy voorste dissipels Hom verloën het met vloekwoorde, toe Hy alreeds daar gestaan het en verneder was, alles teen Hom, toe sê Hy: “Hiervoor is Ek gebore en hiervoor het Ek in die wêreld gekom om vir die waarheid te getuig”.
Ek wil vir u sê, dit is een ding om lekker sterk te praat en sterk te staan solank dit nog nie naby jou vel gekom het nie, ek sluit myself daarby in. Mag die Here dan genade gee wanneer die dag kom deur God se verkondiging van Sy woord, ook in hierdie ou plekkie, dat die Here ons al sterk gemaak het, dat ons, ons standpunt sal inneem.
God se woord sê, geloof kom deur die gehoor en die gehoor deur die woord van God. As die Here se woord dan nie verkondig word nie, wie sal dan weet?

**Rooms Katolisisme is Heidens.**
As ek vir u nog in die verloop van hierdie boodskap, nog verdere feite gaan bring oor die Roomse Katolisisme en u wil eerlik wees, die wat nie ons boeke gelees het nie, sal sê ek het daardie dinge nooit geweet nie. U sou dit ook nooit geweet het nie as ek dit nie vir u vertel het nie.
Kom ons kyk, die Roomse geloof, laat mense jil soos hulle wil, ons Pinkster geloof mense jil met hom, daar is een van ons groot Pinkster leiers, ek weet ek sal hiervoor veroordeel word deur baie van my mede Pinkster broers maar hy is wêreld bekend in die Christen wêreld, hy het selfs vir die Pous gaan bid dat hy gedoop moet word in die Heilige Gees.
Ek wil vir u sê, hy is ‘n moordenaar, ek voel dit word stil maar ek sê vir u dit is die waarheid. Dit is ‘n geskiedkundige feit dat die Roomse Kerk, in die tyd toe hy oppermagtig was, 50miljoen Christene vermoor het. Op maniere en metodes wat die Kommuniste, Swapo en Patriotic Front, dalk nog by kan gaan leer, oor wreedheid.
Die Pous, wat sy titel ookal gaan wees, het nog nooit enigiets van al daardie dinge gerepudieer nie, ek het nog nooit enige priester gehoor behalwe die wat absoluut uitgekom het. Ons het vandag so

baie van die sogenaamde Charismatiese bewegings. O, het julle gehoor hoe praat die Rooms-Katolieke in tale, het julle gehoor hoe bid hulle vir siekes, het julle gehoor wat gebeur het, hulle het nie meer so baie beelde in hulle kerke nie. Laat dit wees soos dit wil ek wil vir u wys hoe die gees van bedrog daardie hele stelsel deurdring en versadig.
Dan wil ek sê, en ek het dit vir baie mense gesê waar ek in die posisie was waar ek moes standpunt inneem, het enige van daardie mense al ooit hierdie stelsels gerepudieer? Ek het hier ‘n boekie, nog baie ander ook, wat geskryf is deur ‘n gewese Katoliek, ek gaan netnou vir u ‘n paar aanhalings daaruit lees. Die titel is: “My Deliverance from the Heresies of Rome”, deur Harry Hampel. ‘n Man wat in die Roomse Katolieke Kerk gebore is en groot geword het en hoe die Here hom gered het en so aan. Kom laat ons eers verder gaan. Die Roomse geloof is ‘n ver-Christelike heidendom. So subtiel, dat dit verborgenheid is. Dat die gewone mens dit nie sal verstaan nie. Dit was so bedoel deur die Satan. So naby aan die waarheid dat dit mislei maar in werklikheid sover daarvandaan om verborgenheid vir die mens te wees en ‘n gruwel vir God. “En op haar voorhoof was ‘n naam geskrywe: Verborgenheid, die groot Babilon, moeder van die hoere en van die gruwels van die aarde.”
Nou, wanneer jy na die Bybel gaan, enige iemand kan ‘n konkordansie neem en kyk wat beteken dit met hierdie hoer, dan sal u sien dat elke afdwaling van die lewende God af, elke afdwaling van dit wat suiwer was met God en afdwaal en agter ander gode aangaan, word in die Bybel geestelike hoerery genoem.
Net soos enige vrou wat in reinheid saam met haar man lewe, eerlik en opreg in die Here en voor die gemeente in die kerk getroud is, dan terwyl haar man by die werk is, ontrou aan haar man is, so ‘n vrou hoereer met ander mans. Netso is Israel die vrou van die Here en word Israel ook genoem hoedat sy agter ander gode aan gehoereer het.
So ook wanneer ons geestelike ontrouheid pleeg dan word dit genoem “geestelike hoerery”. En so het hierdie kerk wat veronderstel was om die Kerk van Christus te wees, afgodiese, duiwelse stelsels in haar opgeneem en die Here noem haar nie net ‘n hoer nie, maar die “moeder” van die hoere. Dat daar uit haar ook ander kerke gekom het en wat vandag nog op die aarde is en wat

haar dogters is.  Sy word genoem, die moeder van die hoere. Daarop sal ek nie nou ingaan nie, u kan dit in my boek lees.
As ek dan mag terug kom, wil ek u weer herinner, as u weer van hierdie tonele op die televisie, tydskrifte, koerante of waar ook al sien, let op in die eerste instansie na die kleredrag.  Daardie prag en praal van die pouslike gewaad, van die kardinale, biskoppe en die priesters s'n, wat hom omring.  U moet kyk na die swier en die glorie en dan sal u sien dat dit presies is soos die ou heidense priesters hulle self aangetrek het.
Ek wil hê u moet kyk na daardie musse wat hulle op hulle koppe het, en as hulle so skuins draai sal u sien dit staan so in twee punte en dit lyk na 'n vis met 'n oop bek.  Dit is die mus wat begin het by Bélsasar in Daniël hoofstuk 5.  Bélsasar wat die hoëpriester terselfdertyd ook was van die Visgod en dat daardie hele parafernalia, dat daardie hele kleredrag in al daardie vorme, het van ou Babilon, (toe hy daardie nag geval het, met Bélsasar en daardie handskrif aan die muur) toe is daardie hele afgodsaanbidding stelsel oorgeplaas na Pérgamus en van Pérgamus na Rome en dit is netso oorgeneem in die Roomse geloof.
Daardie mus is die mus van die Visgod Dagon, wat die Roomse kardinale en priesters op hulle koppe dra en wat die Pous ook partykeer dra as hy nie sy kroon op het nie.  Ons sal aanstaande Sondagaand 'n bietjie sy kroon ontleed wat in drie vlakke is wanneer dit op sy kop gesit is; daardie kroon verteenwoordig die Vader, die Seun en die Heilige Gees.
Daardie pragtige, wonderlike kleredrag om die mense se sinne te betower, om die mense se sinne te verblind.  Dit is daarom dat die ou Protestante, en reg genoeg, toe hulle weggebreek het van Rome af, was die eerste kerke wat die ou Protestante gebou het, eenvoudige kerke.  Met die bedoeling dat daar nie pragtige versierde vensters moes wees, pragtige, glinsterende dinge in die kerk wat jou aandag daarop kan hou nie, maar jou aandag op die Here kan hou.
Die dwalinge wat nou in die Kerk van Rome geïnkorporeer is wat ek netnou vir u sal verduidelik.  Die vagevuur (veroud. - vaevuur) -- "Purgatory" wat absoluut heidens is, monnike en nonne - heidens. Die pragtige priester gewaad, die biskopmusse, (mitres), die biskopstaf (crozier), wat hy in sy hand het.  U moet mooi kyk daarna, die heilige water wat gesprinkel word en wat veronderstel is om die

bose geeste weg te jaag. Daar is baie daarvan in die Roomse Kerk. Die beelde, die verskillende beelde wat aanbid word en so aan. Ek wil hê u moet mooi kyk, dit in gedagte hou, ek wil dit vir u noem, daar is so baie om te sê.
U sal sien die St. Peters Kerk en die groot Pantheon, voor, waar dit in so 'n ronde sirkel gebou is, dan die loopgang, sal ek maar sê die plaveisel wat loop na St. Peters Kerk toe en daardie hokkies in daardie ronde konstruksie om die Pantheon, dit is presies soos dit was in ou heidense Rome.

In heidense Rome, was daar in hierdie hokkies verskillende gode soos Jupiter, Mars en nog verskillende ander dinge wat die heidene aanbid het. Toe kom die Kerk van Rome en hulle haal daardie Jupiter en die ander goed uit en plaas in elkeen beelde van daardie heiliges (Saints) wat nou deur almal aanbid word! Waar moeder en kind is, was die hemelgodin met haar seun wat die ou heidene aanbid het, dit is nou Maria en haar seuntjie Jesus. Presies soos dit in die Kerk van Rome opgeneem is.

In die jaar 1825 het Pous Leo XII, die Kerk van Rome as 'n vrou voorgestel en het 'n medalje laat slaan van 'n vrou wat 'n beker aan die wêreld bied met die aanspraak dat sy voorsit oor die Heelal, "Sedet Super Universam", is op daardie medalje geskryf. Dit kan vandag nog in die Britse museum in Londen gesien word.
In die vierde vers lees ons:

4 En die vrou was bekleed met purper en skarlaken en versierd met goud en kosbare stene - - - - -

(Kyk hoe word die Pous aangetrek wanneer hy gekroon word)

- - - - - en pêrels, en sy het in haar hand 'n goue beker gehad, vol van gruwels en die onreinheid van haar hoerery;

Dr. Elliot, een van die groot Bybel Kommentators sê vir ons dat tot die jaar 1550, was op die mus van die Pous geskryf "Verborgenheid", presies soos ons dit hier in vers 5 sien.
In vers 6;

6 En ek het die vrou gesien, dronk van die bloed van die heiliges en van die bloed van die getuies van Jesus, en ek het my uitermate verwonder toe ek haar sien.

Ja, 50miljoen van hulle wat vermoor was deur hierdie vrou. Weet u waarom Johannes so verwonderd was, u moet onthou daar op

Patmos het die Here dit vir hom in ‘n beeld gegee. Hy was verwonderd omdat hierdie vrou veronderstel was om ‘n kerk te wees. ‘n Kerk, wat 50miljoen Christene vermoor het! Die moeder van die hoere. Die Wêreldraad van Kerke en almal wat aan haar behoort, die moeder van die hoere wat geld gee vir terroriste. Geld gee vir moordenaars om Christene mee dood te maak. Ons sien hierdie dinge rondom ons gebeur en ons weet nie waar dit vandaan kom nie.

**Uit die Afgrond.**

Soos ek so baiekeer vir mense sê, net soos u, u geslagte kan terugvoer tot by jou oupagrootjie of verder. Verder as dit kan jy nie, maar dit beteken nie dat jou voorouers het nou net daar vandaan gekom nie. Jou geslagte gaan terug tot in die verste verlede. “n Rivier se stroom loop aan en as jy sy wese wil verstaan moet jy kyk waar hy ontspring. Hierdie rivier sê dit, dit het in die afgrond ontspring. Dit is waar hy vandaan kom en dit is ook waar hy heengaan.

Die onderdrukking van die Woord van God, die Roomse Kerk leer jou nie om die Woord van God te bestudeer nie. Om die waarheid te sê, dit word in baie opsigte verbied. Dit word gesê die leek kan nie die Bybel lees nie, hy sal dit verkeerd vertolk en maak dit vir hom gevaarlik. Die Priester moet dit vir hom vertolk. Daarom sal jy baie Roomse Katolieke kry wat nie eers ‘n Bybel het nie.

Die Maria-aanbidding, waar Maria aanbid moet word.

Die Bybel sê in:

1 Timótheüs 2:5;

5 Want daar is een God en een Middelaar tussen God en die mense, die mens Christus Jesus,

Wat die Rooms-Katoliek sê, nee, jy moet ook deur Maria gaan en die Pous word beskou as onfeilbaar wanneer hy praat “ex-cathedra”. Met ander woorde, as hy praat onder inspirasie, dan is elke uitspraak van hom, elke ordonnansie of wat hy ookal uitvaardig, is absoluut onfeilbaar want dit is die waarheid.

So het hy byvoorbeeld verskillende dekrete uitgevaardig. Hy het gesê die maagdelike geboorte, met ander woorde Maria het ‘n maagd gebly, ook na die geboorte van die Here Jesus, en sy het ‘n maagd gebly, ek het amper gesê sy het ‘n maagd doodgegaan. Maar volgens die Roomse Katolieke Kerk, het Maria nooit

doodgegaan nie want die Pous het toe ook "ex-cathedra", 'n ander dekreet uitgevaardig en dit is die dekreet van "assumption" van die hemelvaart van Maria waar hy sê Maria is opgeneem in die hemel en luister nou mooi, en Maria sit aan die regterhand van Jesus.
Jesus sit aan die regterhand van die Vader en as jy by God wil uitkom moet jy eers by Jesus uitkom maar as jy by Jesus wil uitkom moet jy eers by Maria uitkom. Jy moet bid tot Jesus deur Maria, en Jesus sal jou gebed na die Vader toe neem.
Het u dit geweet, dit is wat die Roomse geloof vandag is. Dit is die tafereel, die prosessie wat u nou in hierdie gebeurtenis in die geskiedenis voor u oë sien verbygaan. U dink mos, dit is net nog 'n nuus item, dit is ons probleem, en dit is waarvoor ons besig is om verlore te gaan, "My volk vergaan weens gebrek aan kennis" en ek wil in alle nederigheid vir u sê, die Here ken my hart, dit is nie in 'n gees van afhaling nie, maar dit is om my punt duidelik te maak. In hoeveel kerke, in ons sogenaamde Protestantse kerke, gaan u hierdie dinge hoor in hierdie tyd? Nee, ons moet nie die water nog meer troebel maak nie, dinge is al troebel genoeg. Laat ons dié dinge praat wat nie verstoor nie. My broer en suster, so sal ons hel toe gaan. So sal ons vernietig word, die Pous onfeilbaar.

Dit is een van die ander stellinge van die Roomse Kerk, as hy "ex-cathedra" praat, hy word genoem, "My Lord God, the Pope". Hy word genoem "Vader", hulle noem hom almal "Vader", en Jesus het gesê, jy moet niemand op aarde "Vader" noem nie. Daar is in ander kerke, byvoorbeeld die "Church of England", wie ook al die priester is, hy is nie Reverand so en so nie, maar "Vader" so en so.
Die Here sê, jy moet niemand op aarde "Vader" noem nie! Ek bedoel nou nie aardse vader uit wie jy gebore is nie, maar in 'n geestelike sin. Een is jou Vader naamlik die HERE.
Father -- The Pope.
Ek gaan dit net vir u noem, ek wil nie nou daarop uitwei nie. Ek wil net vir u hierdie paar aanhalings lees.

a) Die aanneming of die ontvangs van die Heilige Gees is alleenlik die Pous wat jou die Heilige Gees kan gee.
b) Vergeeflike en dodelike sondes. Daar is sekere sondes wat maar klein sondetjies is soos dit genoem word en die priester kan jou dit

vergewe maar daar is ander sondes wat jou nie vergewe kan word nie.

c) Die bieghokkie. Wat hierdie man jou kan vertel wat daar dikwels plaasvind, hoedat priesters daar onskuldige meisies verlei deur gedagtes en suggesties in hulle koppe te plaas en onheil daarna met hulle pleeg. Die verskriklike dinge wat in die sogenaamde kloosters aangaan.

d) Die Nagmaalsbrood wat ek vir u 'n vorige keer duidelik gemaak het. Die Nagmaal - die brood en die wyn, dat daardie brood werklik verander in die liggaam, die vlees van Christus en daardie wyn werklik verander in die bloed van Jesus Christus sodra die priester sy seën daaroor uitgespreek het.

e) Die vaevuur of die hel. Hoe jy voor gebid word en daar vir jou "misse" opgesê word as jy soveel geld betaal het. Daar is 'n "low mass" en 'n "high mass". Met 'n "low mass" word daar gesing met 'n diep stem en met 'n "high mass" met 'n hoë stem. Die "high mass" kos meer geld as die "low mass", om die wat gesterf het, hy is in die vaevuur en as daar vir jou 'n "mis" gesê word en jy betaal soveel geld dan sal dit hom soveel jaar uit die vaevuur uithaal.

U sal sê, maar kan moderne mense nog hierdie dinge glo? Ja, u sal verbaas wees wat mense glo omdat as die mense nie die waarheid aanneem nie dan neem 'n gees van dwaling van hulle besit.
Ek het vir u nou die dag gesê hoedat ek geluister het oor die radio waar iemand 'n onderhoud gehad het met 'n dolosgooier. Hoedat hy gesê het, dit is 'n geleerde persoon hierdie dolosgooier, en het 'n hele paar boeke geskryf. Hy sê, jy sal verbaas wees as jy in Europa en in Amerika kom en rondom die V V O, van daardie hooggeplaaste mense sien hoedat hulle towenaars en dolosgooiers raadpleeg om te hoor wat die toekoms vir hulle sê. Mense met doktors grade en met diplomatieke sendings en so aan.

f) Die stryd om die Protestantisme te vernietig. Maar laat ek net eers vir u ook lees van hierdie onfeilbaarheid van die Pous. Luister net, dit is net in 'n paar woorde wat Kardinaal Manning, een van die uitstaande figure in die Roomse hiërargie, gesê het.(*Uittreksel van Harry Hampel se boek)

" I acknowledge no civil power; I am the subject of no prince and I claim more than this. I claim to be the supreme judge and director of

the conscience of men. Of the peasants that till the fields, and of the prince that sits upon the throne; of the household that lives in the shade of privacy and the legislator that makes laws for kingdoms. I am sole, last supreme judge of what is right and wrong. Moreover, we declare affirm, define, and pronounce it to be necessary to salvation to every human creature to be subject to the Roman Pontiff" - (*Page 44-45)

Dit is een van die dinge van die Roomse Kerk, jy kan nie salig word alleen net deur geloof in Jesus Christus nie, jy moet ook aan die Kerk behoort. Die Kerk wat die Here Jesus gestig het toe Hy vir Petrus gesê het, "Ek gee vir jou die sleutels van die hemele om oop te sluit en toe te sluit" en deur delegasie (apostolic succession) waarvan die huidige Pous wat nou gesterf het en die wat nou aangestel word, die opvolger is langs die lyn af tot by Petrus, wat die opdrag van God gehad het. Dus, as jy nie aan die Kerk behoort nie en jy nie die teken van die kruis op jou gemaak het nie, dan kan jy nie in die hemel ingaan nie. Dan is die hemel vir jou toegesluit.

Nou wil ek net vir u 'n paar grepe lees uit die eed wat 'n Jesuïtiese Priester moet aflê:

**The Alleged Jesuits' Extreme Oath**

(Copied from the book, "Scarlet Mother on the Tiber").

"I, (-------) now in the presence of Almighty God, the blessed Virgin Mary, the blessed St. John the Baptist, the holy apostles St. Peter and St. Paul and all the saints, sacred hosts of heaven, and to you my ghostly father, the superior general of the society of Jesus, founded by St. Ignatius Loyola, in the pontification of Paul the Third, and continued to the present, do, by the womb of the virgin, the matrix of God, and the rod of Jesus Christ, declare and swear that his holiness, the pope, is Christ's vice-regent, and is the true and only head of the Catholic or universal church throughout the earth; and that by virtue of the keys of binding and loosing given to his holiness by my Saviour, Jesus Christ, he hath power to depose heretical kings, princes, states, commonwealths and governments, all being illegal without his sacred confirmation, and that they may be safely destroyed. Therefore, to the utmost of my power, I will defend this doctrine and his holiness' right and custom against all usurpers of the heretical or Protestant authority whatsoever, especially the Lutheran church of Germany, Holland, Denmark,

Sweden, and Norway, and the now pretended authority and churches of England and Scotland, and the branches of the same now established in Ireland, and on the continent of America and elsewhere, and all adherents in regard that they be usurped and heretical opposing the sacred mother church of Rome.

“I do now denounce and disown any allegiance as due to any heretical king, prince or state, named Protestant or liberals or obedience to any of their laws, magistrates, or officers.

“I do further declare that the doctrine of the churches of England and Scotland of Calvinists, Huguenots, and others of the name of Protestants or liberals, to be damnable, and they themselves to be damned who will not forsake the same.

“I do declare that I will help, assist and advise all or any of his holiness agents in any place where I shall be, in Switzerland, Germany, Holland, Denmark, Sweden, Norway, England, Ireland, or America, or in any other kingdom or territory I shall come to, and do my utmost to extirpate the heretical Protestant or liberal doctrines, and to destroy all their pretended powers, legal or otherwise.

“I do further promise and declare that I will have no opinion or will of my own or any mental reservation whatsoever, even as a corpse or cadaver (perinde ac cadaver), but will unhesitatingly obey each and every command that I may receive from my superiors in the militia of the pope and of Jesus Christ.

“That I will go to any part of the world whithersoever I may be sent, to the frozen regions of the North, to the burning sands of the desert of Africa, or the jungles of India, to the centres of civilization of Europe, or to the wild haunts of the barbarous savages of America, without murmuring or repining, and will be submissive to all things whatsoever communicated to me.

“I do furthermore promise and declare that I will, when opportunity presents, make and wage relentless war, secretly or openly, against all heretics, Protestants and Liberals, as I am directed to do, to extirpate them from the face of the whole earth, and that I will spare neither age, sex, or condition, and that I will hang, burn, waste boil, flay, strangle, and bury alive these infamous heretics; rip up the stomachs and wombs of their women and crush their infants' heads against the walls, in order to annihilate their execrable race. That when the same cannot be done openly, I will secretly use the poisonous cup, the strangulating cord, the steel of the poniards, or

the leaden bullet, regardless of the honor, rank, dignity or authority of the person or persons, whatever may be their condition in life, either public or private, as I at any time may be directed to do so by any agent of the pope, or superior of the brotherhood of the Holy Father of the Society of Jesus.

“In confirmation of which I hereby dedicate my life, my soul, and all corporeal powers, and with dagger which I now receive I will subscribe my name, written in my blood, in testimony thereof; and should I prove false or weaken in my determination, may my brethren and fellow soldiers of the militia of the pope cut off my hands and feet and my throat from ear to ear, my belly opened and sulphur burned therein with all the punishment that can be inflicted upon me on earth and my soul be tortured by demons in an eternal hell forever”.

“All of which I, (--------) do swear by the blessed trinity and blessed sacrament which I am now to receive, to perform, and on my part to keep this, my oath”.

“In testimony hereof, I take this most holy and blessed sacrament of the eucharist and witness the same further, with my name written with the point of this dagger, dipped in my own blood, and seal in the face of this holy sacrament.” (Page 104-107).

## Die Mens van Sonde.

Transkripsie gemaak van kasset B 178.

Soos ek verlede Sondag vir u gesê het gaan ek vanaand in die besonder ‘n boodskap bring oor die Pous. Ek het al met u gepraat oor “Die Kerk van Rome”, en vir u gewys op sy dwaalleringe en het vir u gewys hoedat dit die “moeder” van die hoere is waarvan Johannes in Openbaring 17 geskryf het.

Ek het ook vir u gesê ons lewe mos in ‘n tyd van kompromie, ons lewe in ‘n tyd waar daar vir ons gesê word die omstandighede is delikaat. Daarom, moet nie nog iets doen wat die waters nog meer troebel maak nie.
“Don’t rock the boat”. Maar as ek so kyk na die Bybel en die Profete en die Here Jesus en die Apostels wat ná Hom gekom het, dan het hulle nie hierdie gesindheid en standpunt ingeneem nie.
Jesus het vir Pilatus gesê: “Hiervoor het Ek in die wêreld gekom en hiervoor is Ek gebore om vir die waarheid te getuig”.
Ek is daar seker van, elke regdenkende mens wil graag liewer weet presies wat die waarheid is. Waarom sal ons dan ‘n ongelowige en papbroekige standpunt inneem om te sê laat ek maar saam dryf met die stroom; laat ek maar saam beweeg met die skare dan is ek tog nie “uit” nie en dan is dit tog vir my gerieflik solank dit duur.
Maar geliefdes, die Bybel Boek wat ek ken is nie daardie soort boek nie. Ek is ook seker daarvan u is nie daardie soort mens nie, dit is waarom u vanaand hier is. Ek wil dan vir u vra om saam met my te lees uit die Here se woord wat by sommiges van ons seker baie bekend is.

**2 Thessalonicense 2:1-17;**

1 MAAR ons vra julle, broeders, met die oog op die wederkoms van ons Here Jesus Christus en ons vereniging met Hom,

2 om nie gou julle verstand te verloor of verskrik te word nie - deur gees of deur woord of deur brief wat van ons afkomstig sou wees - asof die dag van Christus al daar is.

3 Laat niemand julle op enige manier mislei nie, want eers moet die afval kom en die mens van sonde geopenbaar word, die seun van die verderf,

4 die teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word of voorwerp van aanbidding is, sodat hy in die tempel van God as God sal sit en voorgee dat hy God is.
5 Onthou julle nie dat ek dit altyd vir julle gesê het toe ek nog by julle was nie?
6 En nou, julle weet wat hom teëhou, sodat hy op sy tyd geopenbaar kan word.
7 Want die verborgenheid van die ongeregtigheid is al aan die werk, net totdat hy wat nou teëhou, uit die weg geruim is;
8 en dan sal die ongeregtige geopenbaar word, hy wat die Here met die asem van sy mond sal verdelg en deur die verskyning van sy wederkoms tot niet sal maak,
9 hy wie se koms is volgens die werking van die Satan met allerhande kragtige dade en tekens en wonders van die leuen
10 en met allerhande verleiding van ongeregtigheid in die wat verlore gaan, omdat hulle die liefde tot die waarheid nie aangeneem het om gered te word nie.
11 En daarom sal God hulle die krag van die dwaling stuur, om die leuen te glo,
12 sodat almal geoordeel kan word wat die waarheid nie geglo het nie, maar behae gehad het in die ongeregtigheid.
13 Maar ons moet God altyd oor julle dank, broeders wat deur die Here bemin word, dat God julle van die begin af verkies het tot saligheid in heiligmaking van die Gees en geloof in die waarheid,
14 waartoe Hy julle geroep het deur ons evangelie om die heerlikheid van onse Here Jesus Christus te verkry.
15 So dan, broeders, staan vas en hou julle aan die voorskrifte wat julle geleer is of deur ‘n woord of deur ‘n brief van ons.
16 En mag onse Here Jesus Christus self en onse God en Vader, wat ons liefgehad het en ‘n ewige troos en goeie hoop in genade gegee het,
17 julle harte vertroos en julle versterk in alle goeie woorde en werke!

Mag die HERE sy Woord aan ons harte seën!
Ons teks is uit verse 3-4, maar dit sal ook strek tot die hele gelese gedeelte wat ons saam gelees het. Ek lees weer vir u:

2 Thessalonicense 2: 3-4;
3 Laat niemand julle op enige manier mislei nie, want eers moet die afval kom en die mens van sonde geopenbaar word, die seun van die verderf,
4 die teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word of voorwerp van aanbidding is, sodat hy in die tempel van God as God sal sit en voorgee dat hy God is.

"Laat niemand julle op enige manier mislei nie, want eers moet die afval kom en die mens van sonde geopenbaar word, die seun van die verderf". Die mens van sonde, die seun van die verderf. Ek het verlede Sondagaand vir u gesê dat teen vanaand sal ons weet wie die nuwe Pous is.

Omdat daar na die dood van enige pous 'n sekere periode is wat nie oorskry moet word nie, waarin die nuwe Pous gekies en aangewys sal word. So is hy dan oor hierdie naweek aangewys en het alreeds sy eerste toespraak gelewer. Volgens die nuus van vandag sal hy, luister mooi na my woorde, ek dink ek het reg geluister, gekroon word. Gekroon word! Sy naam is Pous Paulus Johannes I, wat die plek ingeneem het van Pous Paulus die VI, wat oorlede is.

Hy staan aan die hoof van 'n organisasie wat sonder twyfel deur die geskiedenis bewys is dat hulle 50miljoen Christene oor 'n periode van 1260jaar vermoor het. Hy sal gekroon word. Hy sal deur die wêreld aangeprys word. Daar sal telegramme van gelukwense kom, seker van oor die hele aarde.

Nêrens het ek nog ooit in die geskiedenis gelees of êrens gehoor dat die Roomse Kerk en enige Roomse Pous nog ooit daardie gruweldade gerepudieer het nie, of homself daarvan gedistansieer het nie. Nêrens het ek gelees dat enige Pous nog ooit, al die wanleringe, al die dwaalleringe, die gruwelike leringe waarvan ek sommige van, vir u laas Sondag genoem het. Dat hy homself nog ooit daarvan gedistansieer het nie.

Geliefdes, hierdie stelsel waarvan die Pous die hoof is, ons het dit nou al 'n paar keer gehoor oor die nuus en ons sal dit nog seker baie hoor en oor die beeldradio sien en u sal dit seker in die koerante lees, hy is die nuwe hoof van 700miljoen Rooms-Katolieke. Amper 'n kwart van die wêreld bevolking. Dit klink imponerend, indrukwekkend en die groot prag en praal van die optogte, seremonies en die diens ordes wat daar deurgegaan sal word, sal

sekerlik indrukwekkend wees. Dit sal seker op baie mense ‘n baie groot indruk maak.

Nou wil ek vir u ‘n vraag vra: as ons in die Bybel glo soos ons glo, as ons glo die Bybel is ‘n lig op ons pad en ‘n lamp vir ons voet, veral as ons in hierdie troebel tye waarin ons lewe, waarlik ‘n kompas wil hê; waarlik ‘n Leidsman wil hê; waarlik ‘n stem wil hê wat vir ons sê: “Dit is die weg, wandel daarop”, dan moet ons in die Bybel glo, anders is ons verlore?
Nou wil ek vir u sê, dat die Bybel wat vir ons ‘n lig op ons pad en ‘n lamp vir ons voet is, die Bybel wat sê van die profetiese woord wat baie vas is, so skryf Petrus in sy sendbrief en is soos ‘n lig wat in ‘n donker plek skyn sou u sê.

Is dit redelik om te vra of die Bybel nêrens melding sou maak van so ‘n “persoonlikheid” nie? Van so ‘n persoonlikheid wat soveel mense vermoor het. Van so ‘n persoonlikheid wat die waarheid van die Bybel so verdraai het dat dit, van die wat daarin glo, sekerlik weghou van die hemel af. Sal die Bybel dan nêrens waarsku teen so ‘n persoon nie? Sal die Bybel dan nêrens waarsku teen so ‘n stelsel wat heeltemal weggeval het van die Primitiewe Apostoliese Geloof, met ander woorde, die geloof soos dit hier in die Bybel staan nie?
Is daar dan nêrens so ‘n persoon dat die Bybel nie daarvan sal praat nie? Dit is nou juis my punt. Ek sê vir u, die HERE se woord praat duidelik van so ‘n persoon! As jy terug kyk op die geskiedenis, dan kan jy duidelik so ‘n persoonlikheid sien. Dit is niemand anders as die Pous van Rome, die man van sonde, nie. Die HERE se Woord wys vir ons duidelik dat dit ‘n persoon sal wees en stelsels, wat sal mislei en sekerlik het hy baie goed daarin geslaag.

Kom ons kyk ‘n bietjie na:
2 Thessalonicense 2:1;

> MAAR ons vra julle, broeders, met die oog op die wederkoms van onse Here Jesus Christus en ons vereniging met Hom,

Dus, dit is belangrik, so begin hy: “met die oog op die wederkoms van ons Here Jesus Christus en ons vereniging met Hom”. Die klompie mense in die dae van Paulus aan wie hy hierdie brief geskryf het was mense wat in ‘n periode van intense vervolging en martelaarskap gegaan het. Hulle het in daardie tyd geleef onder die

regering van die wrede Keisers van Rome. Hulle het gelewe in die tyd toe die Christene by die duisende, ja by die tienduisende gemartel was; vir wilde diere gegooi was om verskeur te word, aan brandstapels verbrand is.

Dit word bereken dat in die eerste 3½ eeue, van die dag van Pinkster af, is daar omtrent 10miljoen Christene op daardie manier vermoor. Die Christene het intens verlang na die wederkoms van ons Here Jesus. Want die Here Jesus het vir hulle belowe dat Hy weer sou kom.
U kan vir uself voorstel, hulle het na elke tekentjie gesoek, hulle het na elke strooihalmpie gegryp. In daardie tyd van verdrukking en hartseer en van verskriklike beproewing, om te kyk of die Here nie in ons leeftyd sal kom en ons verlos nie.
Een van die resultate daarvan was soos dit vandag nog is, is dat die duiwel gekapitaliseer het uit hierdie situasie. Die duiwel het munt geslaan; die duiwel het voordeel getrek uit hierdie toestand en daar was allerhande gerugte rondgestrooi. Daar het alreeds die kiem in die kern van dwaalleringe en dwaalgedagtes in daardie tyd ontstaan. Soos ek vir u 'n paar enkele tekse in 'n oomblik gaan wys. Daarom het Paulus dit ook noodsaaklik geag om aan hulle hierdie brief te skryf. Om aan hulle sekere waarskuwings te gee en vir hulle sekere voorskrifte na te laat.
2 Thessalonicense 2:2;

> om nie gou julle verstand te verloor of verskrik te word nie - deur gees of deur woord of deur brief wat van ons afkomstig sou wees -- asof die dag van Christus al daar is.

Hy het vir hulle gesê: "om nie gou julle verstand te verloor of verskrik te word nie". Dit is een van die eerste dinge wat met 'n mens gebeur in 'n tyd van benoudheid. Dit is ook waarteen ek u wil waarsku. Dat u ook in hierdie tyd nie u verstand sal verloor of verskrik word nie. Maar dat u naby aan God se woord sal bly want dit sal 'n lig op u pad wees en 'n lamp vir u voet. Dat u nie gou u verstand sal verloor en verskrik word nie, dit is belangrik, ons het dit al baie vir u in hierdie plek gesê.
Paulus het aan die Efésiërs geskryf en gesê "ons worstelstryd is nie teen vlees en bloed nie maar teen die owerhede; teen die magte;

teen die wêreldheersers van die duisternis in hierdie eeu; teen die bose geeste in die lug”.

“Dat julle nie verskrik sal word deur gees of deur woord of deur brief as synde deur ons geskrywe nie”, met ander woorde, al hierdie dinge was alreeds gebruik en toegepas op daardie klompie mense in hulle tyd van benoudheid. Ek wil vir u waarsku, ook in die tyd van benoudheid wat definitief gaan intensiveer, gaan daar baie predikers opstaan. Ja, die HERE sê, vals profete wat selfs groot tekens en wonders sal doen as dit moontlik is, selfs die uitverkorenes sal mislei.
“woord of brief, as synde deur my, asof die dag van Christus al daar is”. Nou wil ek ‘n korreksie maak, daardie vertaling: “die dag van Christus”, is ‘n verkeerde vertaling, dit is nie die dag van Christus nie, u kan na enige goeie Lexikon toe gaan of wat ookal, enige persoon wat werklik weet waarvan hy praat en hy sal vir u sê dit moet so lees:”asof die dag van die HERE al daar is”. Dit is wat daar moet staan, nie die dag van Christus nie, die dag van die HERE.
Die dag van die HERE en die dag van Christus is nie identies nie. Dit is twee verskillende gebeurtenisse. Die dag van die HERE is ‘n dag van wraak, dit is ‘n dag van oordeel en dit staan vir ons sekerlik voor die deur. Die Woord wys ook vir ons dit is daardie dag wat skielik sal kom. Die dag van die HERE wat sal uitloop op Armagéddon en dan sal die Here Jesus kom, die dag van Christus, wanneer Hy sal verskyn op die wolke om onder andere sy volk te red en die heiden te straf.
2 Thessalonicense 2:3;

> Laat niemand julle op enige manier mislei nie, want eers moet die afval kom en die mens van sonde geopenbaar word, die seun van die verderf.

Kom ons staan net ‘n rukkie daarby stil, “eers moet die afval kom”. Nou wil ek u vra en u moet u verstand gebruik. As u dit nie weet nie, moet u dit gaan ondersoek, dan moet u luister en u kan dit tenminste in my geskrifte kry. Maar ek dink u behoort almal dit te weet. Waar in die geskiedenis wil jy ‘n groter afval kry, groter wegval van die Primitiewe Apostoliese Geloof, as ná die bekering van Konstantinus in die jaar 312 n.C.?

In daardie eerste drie eeue was die kerk in sy suiwer staat, dit was in die dae van die Apostels.  Dit was die dae waarin die Nuwe Testament geskrywe is.  Dit was die dae waar die mense onder vervolging die HERE gedien het.  Dit was die dae waarin die dinge gebeur het waarvan ons lees in die Handelinge van die apostels waarin al hierdie sendbriewe geskrywe was, suiwer lering van die kerk.  Dit was in die dae waarin die Bybel voltooi is.  Geen geskrif wat ons as die Bybel beskou, is ooit daarna geskryf nie.

Daarna het daar baie gebedeboeke en katkisasieboeke en al die dinge ontstaan waarvan ‘n groot menigte deur die Rooms-Katolieke Kerk self geskrywe is en vandag in die Roomse Kerk meer gebruik word as die Bybel.  Om die waarheid te sê, die priesters ontmoedig mense om die Bybel te lees want hulle sê niemand kan die Bybel verklaar nie en as die leek die Bybel lees dan sal hy ‘n verkeerde vertolking daaraan gee.  Die priester moet dit vir hom uitlê, een van die groot leuens van die Roomse Kerk.

Fabels en legendes, allerhande sogenaamde wonderwerke, verskynings van sogenaamde heiliges, is baie opgeskrywe in baie boeke wat vandag in die Roomse Kerk gebruik word.  Die Bybel was klaar geskrywe in daardie tyd, in hierdie eerste tyd, voor die bekering van Konstantinus.  Die kerk was ‘n martelaarskerk; dié kerk, was ‘n kerk vol van die Heilige Gees.

Maar daarna het die vlam begin verflou en in daardie volgende 1500jaar, het die Kerk verval in die toestand wat bekend staan in die geskiedenis as die “Donker-Middel-Eeue”.  Waar ‘n Martin Luther die eerste grondwaarheid van die Christelike Geloof onder pynlike omstandighede weer moes herontdek, “die regverdige sal deur die geloof lewe”.

Die kerk het alles verloor van wat in die Bybel staan en in daardie tyd het daar ‘n stelsel ontstaan waarvan jy die kroning gaan sien van hierdie man wat die Pous genoem word.  ‘n Stelsel van hiërargie, van ‘n priesterdom wat dit absoluut met ‘n ysterhand oor die leke, oor die volgelinge, regeer het oor ‘n periode van absolute duisternis.

Dit is ‘n geskiedkundige feit.  Die geskiedenis wys dit vir ons.  Ek wil u vra, waar kan jy ‘n groter afval vind as dit?  Maar nou word daar vir ons gesê, o, nee, hierdie man van sonde is die bees of die Antichris, hy moet nog kom en die afval moet nog kom.  Ek weet nie waar ons dan moet van “afval” nie.  Nee, geliefdes, sover ek kyk, ek weet die sondes vermeerder daarbuite maar ek dank God, vir die wat God se

aangesig soek, begin die lig al helderder en helderder te skyn. Prys die Naam van die Here!
Vir dié wat God se aangesig soek en God se WIL, wil doen, begin die Skrif elke dag al meer en meer oopgaan in hierdie dae. Wat meer is, die HERE belowe vir sy volk, waarvan ons ‘n deel is, nie ‘n afval in die laaste dae nie maar ‘n ontwaking. ‘n Ontwaking in die tyd en in die uur van benoudheid.
Jesaja 66:8 sê,
"‘n nasie, ‘n volk sal gebore word in ‘n dag".
Die HERE sê: Ek sal vir julle ‘n nuwe hart gee.
Ek sal die hart van klip uithaal en julle ‘n hart van vlees gee.
Die HERE sê: Ek sal ‘n nuwe verbond met julle maak.
Julle sal nie meer nodig hê om die een vir die ander te sê ken die HERE nie want almal sal die HERE ken van die kleinste tot die grootste.

Dit moet gebeur voor die wederkoms van die Here Jesus. Nee, hierdie afval het alreeds plaasgevind. Nou daarom, omdat die afval alreeds plaasgevind het, is die man van sonde, die seun van die verderf, daaraan gekoppel en daaraan verbonde, om die waarheid te sê, hy is die verpersoonliking daarvan. Hy is die kristallisasie, hy is die hoof van hierdie groot afval. Nou wat wys die geskiedenis vir ons? Die geskiedenis wys vir ons nadat die Romeinse Keisers van die toneel verdwyn het, na die val van Rome, die laaste verbrokkeling, min of meer in die jaar 476 n.C. was. Die laaste uitmekaarspat van die Romeinse Ryk, toe die Keisers van die toneel verdwyn het, toe Konstantinus tot bekering gekom het en die Christelike Geloof as ‘n wettige geloof verklaar het. Om die waarheid te sê as die Staats Geloof van Rome en toe die Christene nie meer vervolg was nie, toe kom daar baie gou, in die loop van minder as 200jaar, ‘n ander verskynsel naamlik, dat die Biskop van Rome verklaar word as die algemene hoof van die Algemene Kerk.
So het hy toe die "Papas" of die "Pous" of die "Vader" van die kerk geword. Daaruit het ontstaan die lering dat hierdie persoon, die Pous, die opvolger van Petrus is, en dat hy die een is aan wie die HERE gesê het: "op jou sal Ek my gemeente bou en die poorte van die doderyk sal dit nie oorweldig nie. Aan jou gee Ek die sleutels van die koninkryk van God".

Deur daardie opvolging van Petrus na die volgende Pous en weer na die volgende Pous tot vandag by Pous Paulus Johannes I, is daardie sleutels van die koninkryk aan hom oorhandig. Hy is die oppermag, hy is die opperste hoof van die kerk. Hy is die enigste een en aan wie dit gedelegeer is, wat die hemel vir jou kan oopsluit.

Dit word verklaar deur die Kerk van Rome, dat geloof in Jesus Christus nie genoeg is vir jou saligheid nie, jy moet ook aan die kerk behoort. Enigeen wat buite die Kerk van Rome is, kan nooit in die hemel kom nie want Petrus en sy opvolger het die hemel nie vir hom oopgesluit nie, aldus die Pous. Dat jou sondes nie vir jou kan vergewe word as jy dit nie eers by ‘n priester gaan bieg het nie, dié priester wat sy opdrag deur die kardinale van die Pous direk ontvang het.

Die Bybel leer ons, ons enigste **Hoë Priester,** ons enigste **Middelaar** is **Jesus Christus**, ons **Verlosser** en ons **Saligmaker**.

Hierdie groot afval, hierdie groot bedrog wat die wêreld weer sal aanskou in hierdie tyd waarin ons lewe. Ek wil vir u sê, net voor ek verder dit vir u “van hom”, duidelik maak, u moet nou nie dink, mag God dit verhoed, ek hoop dit is ook vir u interessant maar mag die HERE dit verhoed dat dit al sal wees. Mag die HERE dit verhoed dat wanneer die kroning verby is, en ons al hierdie dinge in die beeldradio, koerante en tydskrifte gesien het en die beskrywings daarvan, en sê, in ‘n maand se tyd of so, is dit maar ook weer verby. Ek wil vir u sê, dit is nie verby nie! Dit is deel van hierdie stelsel wat nou aan die oordeel van God oorgelaat gaan word. Dit is deel van die einde van die eeu.
U belewe en gaan sien voor u oë ‘n magtige geskiedkundige gebeurtenis, van die verheerliking van ‘n mens, ja, sover dit die mense betref. Maar die verpersoonliking van die ene; “wat die HERE met die asem van sy mond sal verdelg en deur die verskyning van sy wederkoms tot niet sal maak”. Onthou Paulus begin hierdie hoofstuk, “met die oog op die wederkoms van ons Here Jesus Christus”. In Paulus se tyd was dit vêr, maar in u en my tyd staan dit voor die deur. Daarom is dit vir u baie belangrik, daarvoor is dit vir u baie ter sake.

Hierdie Pous, die geskiedenis dan, toe die Keisers verdwyn het, die Keiser wat in daardie tyd ( dit was die 4de Ryk van Nebukadnésar se droom) die vierde Wêreld Ryk, wat oor die wêreld regeer het, waar die Keiser van Rome, die hoof was. Die tyd waarin ook die Here Jesus gebore was en toe die Romeinse Ryk, die Politieke Ryk verdwyn en verbrokkel het, wys die geskiedenis vir ons dat saam met hierdie afval, die wegval van die geloof, waar die Bybel verdwyn het, waar die krag van God verdwyn het, saam met dit het daar 'n persoonlikheid opgestaan in die geskiedenis, en die geskiedenis vir 1500jaar oorheers het.
Dit is **geskiedkundige feite**, niemand kan daarvan wegkom nie!
Wie was daardie persoon? Die Pous! Die Pous het die plek geneem van die Keiser van Rome. Hy het dit geneem oor dieselfde gebied, daardie selfde koninkryke (voordat dit die Romeinse Ryk geword het) neem die Pous toe oor in sy kerklike hoedanigheid as hoof van die kerk en hy word nie net hoof van die kerk nie maar hy word ook hoof van die staat. Hy regeer met 'n ysterhand, die Pous van Rome, die volgende persoonlikheid.
Dit is 'n geskiedkundige feit dat soos die Keiser van Rome met ruwe geweld daardie eerste kerk wou uitroei en 10miljoen in die proses doodgemaak het, is dit 'n geskiedkundige feit dat die persoonlikheid wat toe op die wêreld toneel verskyn het, die Pous, dat hy ook die ware kerk met geweld en tirannie wou uitroei en dat hy in die proses na berekening 50miljoen Christene vermoor het, waarmee ons in Suid-Afrika 'n baie intieme verband het want 'n deel van daardie mense wat moes vlug was die Hugenote wat hier na Suid-Afrika gevlug het.
So staan hy vandag nog op die wêreld toneel. Dit sal vir my te lank neem om alles te vertel. Dit is 'n aangrypende geskiedenis. Ek weet 'n mens moet baie diep in sake ingaan maar dit is 'n feit dat van die paar magte wat in die wêreld aan die gang is, is die Roomse Kerk een van dié wat nog altyd strewe na wêreldoorheersing.
Hy het dit gehad tot voor die Napoleontiese oorloë, waarna hy ingeperk is tot die Vatikaanstad en waaroor die Pous tot vandag toe absolute heerskappy het. Dat hy 'n wêreld figuur is en wêreld invloed het is 'n feit. Hy moet dit sekerlik hê as hy die leier van 700miljoen mense is.
Hierdie man van sonde wat Paulus van skrywe, kom ons identifiseer hom net nog 'n bietjie van naderby: "Laat niemand julle op enige

manier mislei nie, want eers moet die afval kom en die mens van sonde geopenbaar word, die seun van die verderf."
Ek het vir u gewys, in die geskiedenis moet jy kyk na die groot afval en ek het vir u gewys hoe dit gebeur het en gekoppel en gepaard met die afval, 'n persoonlikheid.
Wat se persoonlikheid is daaraan verbonde?
Die Pous, die mens van sonde!
Die seun van die verderf word hy genoem:
"die teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word of voorwerp van aanbidding is, sodat hy in die tempel van God as God sal sit en voorgee dat hy God is".
Nou word daar gesê en dit is een van die vals leerstellings, van die dwaalleerstellings, wat baie sterk ook in Pinkster Kerke verkondig word maar oor die algemeen in al die Protestantse Kerke, dat dit 'n supermens is wat hier aan die einde van die dae gaan verskyn met bonatuurlike kragte, wat vuur uit die hemel sal kan laat kom en dat hy dan, nadat die kerk weggeraap is en die Heilige Gees weggeneem is van die aarde, dat hy dan as 'n supermens, super tiran sal regeer, 'n godloënaar.
Maar geliefdes, die persoon waarvan Paulus hier skryf is nie 'n godloënaar nie, hy is 'n teëstander en hy is een wat homself verhef bo God en elkeen wat God genoem word of 'n voorwerp van aanbidding is, maar hy sit in die tempel van God, as God, en gee voor dat hy God is. 'n Godloënaar sal dit nie doen nie. 'n Godloënaar sal nie sê ek is God nie, hy erken dan nie 'n God nie. Maar hy sit daar as God, watter persoonlikheid sit in die tempel van God (het in die tempel van God gesit), u gaan hom gekroon sien in hierdie volgende week.
Niemand anders as die Pous self, nie!
Hy is **nie 'n godloënaar nie**.
Hy **sit in die tempel van God**!
Nou word daar vir ons gesê, dat die Jode nog eers die tempel sal herbou en dan moet hierdie persoonlikheid kom en sal hulle 'n verbond sluit van 7jaar en dan in die middel van die 7jaar sal dit verbreek word maar hierdie persoonlikheid sal dan in daardie tempel sit wat die Jode dan kwansuis gaan bou.
Daardie dag toe die voorhangsel geskeur het **van bo tot onder**, toe die Here Jesus gesterwe het, was dit die einde van die tempel.
Geen tempel sal ooit weer herbou word nie.

Geen tempel het ooit die gesag van God om weer herbou te word nie. Nêrens in die Bybel staan dat daar ooit weer ‘n tempel herbou sal word nie.
Maar wat maak die Pous?
Onthou u wat ek verlede Sondag vir u gesê het? Kom ek noem maar net weer ‘n paar van sy aansprake, dat u sal sien! Hy sê: “I judge all but am incapable of being judged”. Ek veroordeel. Ek vel die oordeel maar niemand vel die oordeel oor my nie!”
Dit was een van die stellinge van die Pous deur die eeue.
Dit word gesê dat die Pous verteenwoordig God op aarde.
Hy word genoem die “Heilige Vader”.
Hy dra die gesag op aarde.
Een van sy titels is “Our Lord, God, the Pope”.

U gaan sien wanneer hulle daardie Pouslike kroon op sy kop gaan sit, u moet mooi kyk, dit is in drie afdelings. Dit is die enigste een in ‘n hoë posisie, die enigste een wat ‘n kroon van watter aard ookal ontvang, wie se kroon in drie afdelings is.
Dit stel voor:- Vader, Seun en Heilige Gees.
Dit is sy kroon wat hy gaan ontvang.

Nou wanneer ons kyk na hierdie stelling van Paulus, beteken dit nie ‘n **godloënaar** nie maar dit beteken ‘n **vals apostel**, dit beteken iemand wat afgedwaal het van God.

Nou wil ek dit vir u uit die geskiedenis wys hoedat die Bybel ons daarteen waarsku en hoedat dit in die Bybel alreeds geskrywe is dat hierdie dinge sou gebeur.
Ek lees uit:
1 Johannes 2:18-22;
(Die opskrif is die Antichris en ek wil vir u wys hoe lyk die antichriste, hier staan dit in die Bybel)
18 KINDERS, dit is die laaste uur; en soos julle gehoor het dat die Antichris kom, bestaan daar ook nou baie antichriste, waaruit ons weet dat dit die laaste uur is.
19 Hulle het van ons uitgegaan, maar hulle was nie van ons nie; want as hulle van ons was, sou hulle by ons gebly het; maar dit moes aan die lig kom dat hulle nie almal van ons is nie.
[Hoor u dit? “hierdie antichriste het **van ons** uitgegaan!”

Hulle is dus nie **godloënaars** nie!

As enige een uit hierdie gemeente van ons uitgaan, ek neem aan dat almal wat vanaand hier is, gelowiges is. Ons is nie een 'n godloënaar nie, maar ons kan **uitgaan,** ons kan verloën wat ons gehad het, dan is ons nog nie godloënaars nie, **ons is afvalliges**. Dit is hoe hierdie persoon is].

20 En julle het die salwing van die Heilige Gees en weet alles.

21 Ek het nie aan julle geskrywe omdat julle die waarheid nie ken nie, maar omdat julle dit ken en omdat geen leuen uit die waarheid is nie.

22 Wie is die leuenaar, behalwe hy wat ontken dat Jesus die Christus is? Dìt is die Antichris wat die Vader en die Seun loën.

Nou sê ons teëstanders: "Sien julle die Pous loën nie die Vader en Seun nie, hy erken die Vader en die Seun. Die Roomse Kerk is vol daarvan en dit is die waarheid maar hier lê die gevaar en die misleiding: -
Dit is een ding om die waarheid van God te bely, dit is 'n ander ding om dit te doen!
Dit is een ding om te staan vir God -- Vader, Seun en Heilige Gees.
Dit is 'n ander ding om te staan in die waarheid daarvan.
Dit sê hierso: "Hy is die een wat die Vader en die Seun loën"
Hierdie woord loën:- beteken nie ontken nie, dit beteken verraai!

Kom laat ek dit vir u wys in:
2 Petrus 2:1-3; (die opskrif is "Die valse leraars")

1 MAAR daar was ook valse profete onder die volk, net soos daar onder julle valse leraars sal wees wat verderflike ketterye heimlik sal invoer, en ook die Here wat hulle gekoop het, verloën en 'n vinnige verderf oor hulleself bring;

"**verloën het**", die Here wat hulle gekoop het, verloën!

2 en baie sal hulle verderflikhede navolg, en om hulle ontwil sal die weg van die waarheid gelaster word;

3 en uit hebsug sal hulle met verdigte woorde voordeel uit julle trek. Oor hulle is die oordeel van lankal af nie werkeloos nie, en hulle verderf sluimer nie.

Ek het verlede Sondag vir u gewys byvoorbeeld met die “vaevuur” (vagevuur) en met die “mis”.  Die “misse” wat vir die mense opgesê word.  Hoedat die Roomse Kerk homself verryk en verryk het.

Die geskiedenis bewys vir ons (weet u hoekom die Pous die opperheerskappy van die wêreld gekry het wat neergelê was deur die Keisers, deur die bygeloof van die mense.) omdat die Pous gesê het; “ek het die sleutels van die hemel en ek kan dit oopsluit en toesluit”.

O, ja, hy praat van die hemel;
Hy praat van God die Vader;
Hy praat van die Here Jesus;
Hy praat baie van die Heilige Gees;
Maar onder valse voorwendsels, om munt te slaan uit dié wat hulle volg!
Hierdie “teëstander wat hom verhef bo al wat God genoem word”.

Die Engelse Bybel sê:
“who exalteth himself above every so-called God,
in other words, he is the “Supreme God”, on the earth”.
He is the “Vicar” of Christ, the Son of God”,
(die plaasvervanger van die Seun van God),
“He is the Vicarius Filii Dei”.

As jy daardie naam neem, VICARIUS FILII DEI en jy gee aan hom sy Romeinse getalwaardes, dan kry jy die syfer 666.  Die meeste Romeinse letters het getalwaardes.

As jy die Griekse naam neem, LATEINOS wat beteken “Die Latynse man” en jy gee dit die Griekse getalwaardes aan en jy tel dit op dan kry jy - 666.

As jy die Hebreeuse naam neem, ROMITI wat beteken “Die Roomse Man”, en jy gee dit die Hebreeuse getalwaardes en jy tel dit op dan kry jy - 666.

Die Antichris, die getal van ‘n man en die getal van sy naam volgens Openbaring 13:18, kry jy dat dit die getalwaarde, die naam van die Pous is.

Openbaring 13:18;

> Hier kom die wysheid te pas. Wie die verstand het, laat hom die getal van die dier bereken, want dit is die getal van ‘n mens; en sy getal is seshonderd-ses-en-sestig.

| **Latyns** | | **Grieks** | | **Hebreeus** | |
|---|---|---|---|---|---|
| V | 5 | L | 30 | R | 200 |
| I | 1 | A | 1 | O | 6 |
| C | 100 | T | 300 | M | 40 |
| A | - | E | 5 | I | 10 |
| R | - | I | 10 | T | 400 |
| I | 1 | N | 50 | I | 10 |
| ROM. V = U | 5 | O | 70 | | |
| S | | S | 200 | | |
| | | | | | |
| F | - | | | | |
| I | 1 | | | | |
| L | 50 | | | | |
| I | 1 | | | | |
| I | 1 | | | | |
| | | | | | |
| D | 500 | | | | |
| E | - | | | | |
| I | 1 | | | | |
| TOTAAL | 666 | TOTAAL | 666 | TOTAAL | 666 |

“Die seun van die verderf”
As u sou kyk na Johannes 17:12;

> Toe Ek saam met hulle in die wêreld was, het Ek hulle in u Naam bewaar. Oor die wat U My gegee het, het ek gewaak; en nie een van hulle het verlore gegaan nie, behalwe die seun van die verderf, sodat die Skrif vervul sou word.

U sal sien, Judas was ook genoem die seun van die verderf, maar, hy was een van die twaalf apostels en wat meer is, hy het net soveel wonderwerke gedoen as wat die ander apostels gedoen het want tot op dié dag, die aand wat hulle saam die Here Jesus aan daardie laaste Avondmaal tafel gesit het, kon niemand van hulle sê dat dit Judas sou wees nie, want hulle het almal gesê: “Here is dit ek, is dit ek, is dit ek?”
Judas het net soveel krag gehad, net soveel siekes gesond gemaak soos enige van die ander apostels anders sou hulle hom lankal uitgeken het. Maar hy was “die seun van die verderf”.
Hou net ‘n oomblik met my en u sal sien hoe dit ontstaan het en dat dit ‘n waarskuwing sal wees ook vir u en vir my in hierdie laaste dae. Ek wil u waarsku dat terwyl ek met u praat, is waarhede besig om na u uit te gaan. Maar my broer, suster en vriend in hierdie vergadering en elkeen wat na hierdie kasset sal luister, ek sê dit uit die erns van my hart.
Weet u dat daar niks in die wêreld verniet is nie? Weet jy, as iemand jou nooi na ‘n kafee vir ‘n koppie tee, jy drink dit verniet maar hy betaal daarvoor. Daar is niks verniet nie. Jou saligheid sê ons is verniet, dank God dit is verniet sover dit jou betref, Jesus het daarvoor betaal met sy kosbare bloed.
U sit vanaand hier in gerief en in veiligheid, en in vrede en luister na die waarheid. Moenie dink dit is verniet nie. U het ‘n verantwoordelikheid, ‘n verskriklike verantwoordelikheid, want net soos dit hier met die Pous gebeur het en met Judas gebeur het en soos dit deur die eeue heen gebeur het, hierdie waarheid wat na jou gekom het en wat jy miskien onverskillig behandel, as jy dit nie reg behandel nie, kan daar ‘n gees van dwaling na jou toe kom. Dit is presies wat met die POUS gebeur het, u sal sien.
Kom ons gaan net ‘n bietjie verder, dat hy voorgee dat hy God is.
2 Thessalonicense 2:5-7;

5 Onthou julle nie dat ek dit altyd vir julle gesê het toe ek nog by julle was nie?

6 En nou, julle weet wat hom teëhou, sodat hy op sy tyd geopenbaar kan word.

7 Want die verborgenheid van die ongeregtigheid is al aan die werk, net totdat hy wat nou teëhou, uit die weg geruim is;

"Hy wat nou teëhou, uit die weg geruim is"

Nou word dit vir ons gesê, dit is die Heilige Gees. Maar as dit die Heilige Gees is, dan kan daar geen bekering plaasvind as die Heilige Gees weggeneem word nie. As die kerk, soos daar gesê word, weggeneem word saam met die Heilige Gees, wie sal dan vir die HERE getuig? Hoe kan daar dan redding plaasvind in daardie sogenaamde tydperk van groot verdrukking? O, nee, dit is nie die Heilige Gees wat teëgehou het in daardie tyd, in die sin waarin dit hier bedoel is nie. Dit was die Keiser van Rome, wat eers van die toneel moes verdwyn voordat hierdie ander persoonlikheid sou verskyn wat net so wreed sou wees teen die kinders van God, en die geskiedenis wys vir ons presies dat so iets gebeur het.

Kom ons lees weer:

2 Thess. 2:5; "Onthou julle nie dat ek dit altyd vir julle gesê het toe ek nog by julle was nie?"

Paulus kon nie alles op skrif stel nie want die gevaar was altyd daar dat sy brief onderskep kon word en voor die Keiser gelê word. Hy herinner hulle aan wat hy mondelings aan hulle meegedeel het, toe hy nog by hulle was.

Kom ons lees ook vers 15;

So, dan broeders, staan vas en hou julle aan die voorskrifte wat julle geleer is óf deur 'n woord óf deur 'n brief van ons.

Ons lees weer: 2 Thess. 2:6;

En nou, julle weet wat hom teëhou, sodat hy op sy tyd geopenbaar kan word.

Die geskiedenis wys vir ons, nie lank na die val van die heidense Romeinse Ryk en die verdwyning van die Romeinse Keisers, het die Roomse Kerk met die Pous ontstaan en nog groter politieke mag uitgeoefen het as selfs die Keisers van Rome.

Maar omdat dit in die gedaante van die Christelike Geloof verskyn het, kon dit nie te voorskyn kom tot die Keisers nie eers van die toneel verdwyn het nie want hulle het juis probeer om die Christelike Kerk te vernietig. Uit die geskrifte van die Ou Kerkvaders en van die geskiedkundiges van daardie eerste 4 eeue van die Christelike

bedeling, blyk dit duidelik dat die magte wat die gelowiges aan die menslike gesag wou onderwerp alreeds aan die werk was.
Sodra die Keiserlike gesag dus van die toneel verdwyn het, het so ‘n mag dus in die Pous na vore gekom. Dus, die verhindering was die Keiser en nie die Heilige Gees, soos die voorstaanders van die geheime wegraping beweer nie. Terloops, is dit nie die Heilige Gees wat die wêreld moet oortuig nie?
Lees: Johannes 16:7-14;

7 Maar Ek sê julle die waarheid: Dit is vir julle voordelig dat Ek weggaan; want as Ek nie weggaan nie, sal die Trooster nie na julle kom nie; maar as Ek weggaan, sal Ek Hom na julle stuur;

8 en as Hy kom, sal Hy die wêreld oortuig van sonde en van geregtigheid en van oordeel:

9 van sonde, omdat hulle in My nie glo nie;

10 en van geregtigheid, omdat Ek na my Vader gaan en julle My nie meer sal sien nie;

11 en van oordeel, omdat die owerste van hierdie wêreld geoordeel is.

12 Nog baie dinge het Ek om aan julle te sê, maar julle kan dit nou nie dra nie.

13 Maar wanneer Hy gekom het, die Gees van die waarheid, sal Hy julle in die hele waarheid lei; want Hy sal nie uit Homself spreek nie, maar alles wat Hy hoor, sal Hy spreek en die toekomstige dinge aan julle verkondig.

14 Hy sal My verheerlik, omdat Hy dit sal neem uit wat aan My behoort, en aan julle verkondig.

Hoe sal daar dan bekerings in die sogenaamde groot verdrukking in die 3½jaar kan plaasvind as die Kerk en die Heilige Gees uit die weg geruim is? Die verborgenheid van die ongeregtigheid, daar in vers 7, ek lees dit net weer vir u.
2 Thess. 2:7;

Want die verborgenheid van die ongeregtigheid is al aan die werk, net totdat hy wat teëhou, uit die weg geruim is.

Die verborgenheid van die ongeregtigheid van vers 7 wat alreeds in Paulus se tyd aan die werk was, is die gees wat die Pousdom voortgebring het; die gees van die Antichris; naamlik Satan, wat hom as ‘n engel van die lig, ‘n wolf in skaapsklere, voordoen. U sal nog

baie meer hiervan te hore kom in ons boek Openbaring waar ek meer vertel en feite gee.

2 Thessalonicense 2:8-10;

8 en dan sal die ongeregtige geopenbaar word, hy wat die Here met die asem van sy mond sal verdelg en deur die verskyning van sy wederkoms tot niet sal maak,

9 hy wie se koms is volgens die werking van die Satan met allerhande kragtige dade en tekens en wonders van die leuen

10 en met allerhande verleiding van ongeregtigheid in die wat verlore gaan, omdat hulle die liefde tot die waarheid nie aangeneem het om gered te word nie.

In die Middeleeue het die Roomse Kerk allerhande valse “wonderwerke” verrig om die ongeletterde bygelowige massas te mislei, presies soos voorspel in 2 Thess. 2:9-10 hierbo.
Dit is hierdie dinge wat die Ou Hervormers en hulle vrome voorgangers duidelik raakgesien het en die vinger na die Pous gerig en gesê het: “Daar is die **bees**, die **man van sonde**”.
Om stof in die oë van hierdie Godsmanne te gooi, het die Jesuïtiese Priester Ribera, in die jaar 1558 die teorie van die verskyning van ‘n verskriklike godslasteraar wat aan die einde as ‘n individu met al daardie magte te voorskyn sou tree, en daardie kragte sou doen, ontwerp. Hy sou dan, volgens Ribera, vir 1260 dae regeer, en dan sou die boek van Openbaring vanaf hoofstuk 4 tot hoofstuk 22 eers in vervulling tree.

Die ou Hervormers het hierdie teorie egter as ‘n Pouslike bose set ontmasker, en was nie daardeur mislei nie, en gedurende die daaropvolgende 200jaar en meer het dit vergete geraak.
Tussen die jare 1826-30 het Dr. S. R. Maitland, die bibliotekaris van die Aartsbiskop van Kantelberg, hierdie Jesuïtiese wanvoorstelling opgediep, deur Edward Erving laat vertaal, en dit toe gepubliseer. Sommige predikers het daarvoor “geval” en hierdie teorie het bekend geword as die Futuristiese Vertolking van die Profesieë.

‘n Persoon met die naam J. N. Darby, die stigter van die Plymouth Brethren, het dit toe gegryp en verder gevoer.

Om dit te laat klop met Daniël Hoofstuk 9 en die 70 weke of 490 dae 490 jaar, is die laaste week toe losgemaak vanaf die vorige 69 weke en ‘n gaping van 2,000 jaar (die periode tussen die 1ste en die 2de koms van Jesus) tussen die 69ste en 70ste week geplaas. Dit het bekend geword as die “Great Parenthesis” of die “gap theory” waarin die Profetiese Horlosie sou stilstaan. Sedert daardie tyd, 1830, het dit soos ‘n veldbrand onder baie bewegings posgevat, sodat dit vandag feitlik deur almal aanvaar word. En weinig weet hulle dat dit van Roomse oorsprong is om die Hervormers se oog van uitkenning van die Pous, as die Dier van Openbaring 13:8 en die Mens van Sonde van 2 Thessalonicense 2, af te kry.
Kom ons kyk na Openbaring 13:3-9;

3 En ek het een van sy koppe gesien net of dit dodelik gewond was, en sy dodelike wond is genees. En die hele wêreld het verwonderd agter die dier aan gegaan.

4 En hulle het die draak aanbid wat die dier mag gegee het, en die dier aanbid en gesê: Wie is aan die dier gelyk? Wie kan teen hom oorlog voer?

5 En ‘n mond is aan hom gegee wat groot woorde en godslasteringe uitspreek, en aan hom is mag gegee om dit twee-en-veertig maande lank te doen.

6 En hy het sy mond oopgemaak om te laster teen God, om sy Naam en sy tabernakel en die wat in die hemel woon, te laster.

7 Dit is ook aan hom gegee om oorlog te voer teen die heiliges en hulle te oorwin, en aan hom is mag gegee oor elke stam en taal en nasie.

8 En al die bewoners van die aarde sal hom aanbid, almal wie se name nie van die grondlegging van die wêreld af in die boek van die lewe van die Lam wat geslag is, geskrywe is nie.

9 As iemand ‘n oor het, laat hom hoor.

In vers 3 het ons gesien; “die hele wêreld het verwonderd agter die dier aangegaan”.
Nou in die profesie, wanneer die Bybel praat van die hele wêreld is dit ook so in die boek van Openbaring, dan het dit betrekking op die Romeinse wêreld, wat in die tyd bestaan het toe die boek van Openbaring geskryf is.

“Die hele wêreld het verwonderd agter die dier aangegaan”, en dit is presies so, die hele Romeinse wêreld het die Pous absoluut slaafs gevolg, konings het hulle krone voor hom neergewerp.  Konings het vir drie dae lank in die ys en sneeu gestaan en wag dat die Pous hulle moes kroon.  So ‘n mag het die Pous gehad, “die hele wêreld het agter hom aangegaan”.
Openbaring 13:4;

> En hulle het die draak aanbid wat die dier mag gegee het, en die dier aanbid en gesê: Wie is aan die dier gelyk? Wie kan teen hom oorlog voer?

Vir 1260jaar gedurende die tydperk 606 tot 1866 AD, het niemand dit durf waag om met die Pous oorlog te maak nie.  Hy was absoluut oppermagtig.  So ‘n groot gedeelte uit die profetiese geskiedenis, en sal die Bybel niks daarvan te sê hê nie?
Openbaring 13:5;

> En ‘n mond is aan hom gegee wat groot woorde en godslasteringe uitspreek, en aan hom is mag gegee om dit twee-en-veertig maande lank te doen.

“of 1260 dae”, wat dan 1260 profetiese jare is.
Die 42 maande = 3½jaar wat dan as die groot verdrukking beskou word deur die Futuristiese vertolking van die Profesieë.
Al die verskillende dekrete van die Pous:
Sy stelling dat hy die plaasvervanger van Christus op aarde is.
Dat hy mag het om sonde op aarde te vergewe.
Dat sy uitspraak onfeilbaar is.
Dat Maria sonder erfsonde was, en ook opgeneem is in die hemel, sonder om te sterwe.
Is dit nie alles”Groot Woorde” en “Godslastering” nie?
Openbaring 13:6;

> En hy het sy mond oopgemaak om te laster teen God, om sy Naam en sy tabernakel en die wat in die hemel woon, te laster.

**Die dier laster teen God en sy Naam.**
Dit het die Pous gedoen deur homself aan Christus gelyk te stel.
Homself God op aarde te noem; om homself toe te eien dat hy mag het om sonde te vergewe en al die ander stellings wat ons verlede Sondag op gewys het.
Hy laster ook teen die tabernakel van God.

Hy laster deur homself as die plaasvervanger van Jesus op aarde, voor te stel.
Is dit nie lastering dat die Pous homself “My Lord God, the Pope” noem nie,
In die tempel van God te sit as God self, ‘n lastering teen die HERE.
Openbaring 13:7;

> Dit is ook aan hom gegee om oorlog te voer teen die heiliges en hulle te oorwin, en aan hom is mag gegee oor elke stam en taal en nasie.

As die kerk dan die heiliges is en hulle word weggeraap en dit is dan die dier wat in die 3 en 1/2 jaar van sogenaamde groot verdrukking dan op aarde sal regeer, teen watter heiliges moet hy dan optree en watter heiliges moet hy dan doodmaak?
Maar as dit die Pous is, die man van sonde, wat vir 1260jaar, gedurende daardie tyd 50miljoen Christene vermoor het, dan **pas dit hierdie Skrif**, en op geen ander manier nie.
Nou kyk ons ook net na die volgende Skrifte, waarteen die Apostel Paulus waarsku. Terloops, ons kan dus sien dat die Pous is waarlikwaar Satan se meesterstuk, “Satan’s Master Piece”, van bedrog op aarde. Die ware man van sonde.
Kom ons kyk ook weer na vers 3.

3 En ek het een van sy koppe gesien net of dit dodelik gewond was, en sy dodelike wond is genees. En die hele wêreld het verwonderd agter die dier aan gegaan.

1 Timótheüs 4:1-3;

1 MAAR die Gees sê uitdruklik dat in die laaste tye sommige van die geloof afvallig sal word en verleidende geeste en leringe van duiwels sal aanhang
2 deur die geveinsdheid van leuenaars wat gebrandmerk is in hulle eie gewete,
3 wat verbied om te trou en gebied dat die mense hulle moet onthou van voedsel wat God geskape het om met danksegging gebruik te word deur die gelowiges en die wat die waarheid ken.

Die geveinsdheid en die leuens wat verkondig word vir die waarheid, dit is presies wat die Roomse Kerk doen, dit verbied hulle priesters en hulle nonne om te trou en dit lei na die afgryslikheid en

afskuwelikheid agter daardie klooster mure. En verbied om voedsel te eet wat die HERE geskape het, om met danksegging gebruik te word deur gelowiges en die wat die waarheid ken.
Dit is ook presies wat in die Roomse Kerk met al daardie "vastings" en "gebruike" gedoen word. Hy word genoem "die seun van die verderf", soos ons gesien het. Ek het dit alreeds vir u genoem, Judas was ook dieselfde genoem omdat Judas ook net so 'n gevalle afvallige apostel was.
Die tempel van God; hy sit in die tempel van God as God. Daar is net een tempel van God en dit is die kerk, die ware **wedergeborenes**.

**Die Here woon in die harte van sy volk.**
Handelinge 17:24;
24 Die God wat die wêreld gemaak het en alles wat daarin is, Hy wat Here van hemel en aarde is, woon nie in tempels met hande gemaak nie.

1 Korinthiërs 3:16-17;
16 Weet julle nie dat julle 'n tempel van God is en die Gees van God in julle woon nie?
17 As iemand die tempel van God skend, sal God hom skend; want die tempel van God is heilig, en dit is julle.

2 Korinthiërs 6:16;
16 Of watter ooreenkoms het die tempel van God met die afgode? Want julle is die tempel van die lewende God, soos God gespreek het: Ek sal in hulle woon en onder hulle wandel, en Ek sal hulle God wees, en hulle sal vir My 'n volk wees.

Efésiërs 2:19-22;
19 So is julle dan nie meer vreemdelinge en bywoners nie, maar medeburgers van die heiliges en huisgenote van God,
20 gebou op die fondament van die apostels en profete, terwyl Jesus Christus self die hoeksteen is,
21 in wie die hele gebou, goed saamgevoeg, verrys tot 'n heilige tempel in die Here,

22 in wie julle ook saam opgebou word tot ‘n woning van God in die Gees.

Dit is die gemeente of kerk wat die tempel van God is en die Pous het aanvanklik so in die tempel van God gaan sit as God en daarin ontwikkel en vandag nog verklaar dat dit die enigste kerk op aarde is en so sit hy in daardie bedrog instelling en situasie as God.

Einde.

## Iets oor die Skrywer

F.W.C. Neser is as wetenskaplike opgelei maar is ʼn toegewyde Christen vanaf sy kinderjare. Vir hom is die Bybel die Woord van God vanaf Génesis tot Openbaring.

Reeds vroeg in sy lewe was hy daarvan oortuig dat die mens self daarvoor verantwoordelik is dat daar oorloë, depressies, hongersnood, droogtes, siektes en ellende op aarde is.

Hy het gesien dat God sy volmaakte Wet aan sy volk Israel gegee het, en aan hulle gesê het dat as hulle daarvolgens sou lewe, daar nie een van hierdie rampe sou wees nie; en ook dat Israel as God se Demonstrasie Volk op aarde is. Dit was egter vir hom duidelik dat hierdie volk nie die Jood of die Kerk is of kan wees nie. Mettertyd het hy tot sy groot blydskap ontdek dat die Angel-Saksies, Keltiese en Germaanse nasies inderdaad die nakomelinge van die Huis van Israel is.

By die Wederkoms van Christus (op hande) sal hierdie nasies tot ʼn ware wedergeboorte kom, met die Heilige Gees vervul word en met Jesus die Christus as hul Heer en Koning hierdie wêreld teruglei na volkome harmonie met God.

Met die oog daarop dat die Bybelse boodskap aangaande Israel uitgedra moet word aan al die nakomelinge van die Huis van Israel, het F.W.C. Neser die onderstaande werke tot stand gebring sodat:

**ISRAEL KAN HOOR!**

**Pastor F.W.C. Neser het die volgende boeke geskryf:**

**Hierdie boeke is beskikbaar by: Ekklesia Kassetfonds Trust, Groblerstraat 1402, Mountain View, Pretoria, 0082**

| No | Titel |
|---|---|
| 1 | Die Afrikaner -- ‘n Unieke Volk |
| 2 | Ander Evangelie |
| 3 | Segregasie -- Wat sê die Skrif? |
| 4 | Die Bedienings Gawes van Jesus Christus |
| 5 | Die Bybel is Waar |
| 6 | Christendom en Kommunisme |
| 7 | Die Boek van Daniël |
| 8 | Daniël se 70ste Week |
| 9 | Die Derde dag Opstanding van Christus |
| 10 | Deur Lyding na Volmaaktheid |
| 11 | Die Brief van die Apostel Paulus aan die Efésiërs |
| 12 | Die Bybel Voorspel Atoomoorlog |
| 13 | Die Doop, in watter Naam (pamflet) |
| 14 | Die Duiwel |
| 15 | Engele – ‘n Volledige studie |
| 16 | Die Fondament van die Christelike Lewe |
| 17 | Die Gawes van die Heilige Gees |
| 18 | God se Groot Week |
| 19 | Goddelike Genesing |
| 20 | Die Profeet Hoséa |
| 21 | In die Oppersaal |
| 22 | Insig in die Verlede en die Hede bring Uitsig op die Toekoms |
| 23 | Israel in die Nuwe Testament |
| 24 | Die Israelwaarheid - TV Onderhoud |
| 25 | Die Boek van Jesaja |
| 26 | Jesus van Nasaret |
| 27 | Die Boek van Joël |
| 28 | Die Kerk van Rome en die Mens van Sonde |
| 29 | Krag van die dwaling |
| 30 | Die Kruis |
| 31 | Moses en sy “Kusitiese” Vrou |

| No | Titel |
|---|---|
| 32 | Mure van Jerusalem |
| 33 | Na die Dood – Wat Dan? |
| 34 | Die Name van God |
| 35 | Die Nuwe Hemel en die Nuwe Aarde – 'n Volledige Studie |
| 36 | Die Boek van Openbaring |
| 37 | Die Openbaringe van die Apostel Paulus |
| 38 | Die Opraping – 'n Volledige studie |
| 39 | Die Brief aan die Romeine |
| 40 | Rusland in Profesie |
| 41 | Die Sabbat |
| 42 | Die Slang van Génesis 3 |
| 43 | Sommige Aspekte van die Werk van die Heilige Gees |
| 44 | Tempel van God |
| 45 | Terwille van die Engele |
| 46 | Troos troos my Volk sê julle God |
| 47 | Die Twee Sade op Aarde. |
| 48 | Die Tyd van die Heiden |
| 49 | Verblinding van Sinne |
| 50 | Die Groot Verdrukking – 'n Volledige studie |
| 51 | Die Verlore Tien Stamme van Israel Deel 1 |
| 52 | Die Verlore Tien Stamme van Israel |
| 53 | Versterk mekaar in 'n tyd soos hierdie |
| 54 | Die Vrug van die Heilige Gees |
| 55 | Waar het Kain sy Vrou Gekry? |
| 56 | Waarom die Bybel die Eet van Varkvleis Verbied |
| 57 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Heilige Gees |
| 58 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande die Mens |
| 59 | Wat die Bybel ons Leer Aangaande God |
| 60 | Die Wederkoms van Christus 'n Volledige Studie |
| 61 | Wêreldgebeure |
| 62 | Die Wet van die HERE |
| 63 | Wie is my Naaste? |
| 64 | Wie was Hulle? |

**Nuwe Afrikanse boeke:**

| No | Title |
|---|---|
| 65 | Hoe sal ons ontvlug |
| 66 | Wat ek vrees kom oor my |
| 67 | Laat U wil geskied |
| 68 | Die Arsenale van God |
| 69 | Die kinders van God |
| 70 | Noag die Opregte |
| 71 | Ken U Vyand |
| 72 | Die Groot Opdrag |
| 73 | Die Wonderlike Wêreld van Môre |
| 74 | Die Volk en Verootmoediging |
| 75 | Die Troon van Dawid |
| 76 | Die Huidige Wêreldstelsel |
| 77 | Galásiërs 3 |
| 78 | Uitlander en Vreemdeling / Griek of Jood |
| 79 | Pas Op Waak en Bid |
| 80 | Ellendige en Armoedige Volk |
| 81 | Die Betekenis van Ons Tyd |
| 82 | Wat is die Toekoms vir Suid Afrika? |
| 83 | Die Dag van die HERE |
| 84 | Na die Dag van die HERE |
| 85 | Die Nuwe Verbond en die Bruilof van die Lam |
| 86 | Jesus se Bybel |
| 87 | Gebed die Vergete Geheim |
| 88 | Deur die Kruis na die Kroon |
| 89 | Hoe om die wil van God te ken |
| 90 | Straf en Skuld |

**English Books available**

| No | Title |
|---|---|
| 1 | After Death What Then? |
| 2 | Segregation – What saith the Scripture? |
| 3 | The Bible Predicts "Atomic War" |
| 4 | The Book of Joel |

| No | Title |
|---|---|
| 5 | The Book of Revelation |
| 6 | Christianity and Communism |
| 7 | Daniel's 70th week |
| 8 | The Great Tribulation – A Complete Study |
| 9 | The Israel Truth  T.V. Interview |
| 10 | The Lost Ten Tribes of Israel Part 1 |
| 11 | The Lost Ten Tribes of Israel |
| 12 | The New Heavens and the New Earth – A Complete Study |
| 13 | The Origin, History and Destiny of the White Race |
| 14 | The Past the Present and the Future in the Light of Scripture |
| 15 | The Rapture – A Complete Study |
| 16 | Russia in Prophecy |
| 17 | The Serpent of Genesis 3 |
| 18 | Why the Bible Prohibits Pork |
| 19 | World Affairs |

**New English additions:**

| No | Title |
|---|---|
| 20 | Sons of God |
| 21 | The Two Seeds Upon Earth |
| 22 | The Bible is True |
| 23 | Noah the Man Without Blemish |
| 24 | Israel in the New Testament |
| 25 | Moses and his Cushite wife |
| 26 | Unpublished writings 1953 |
| 27 | The Wonderful World of Tomorrow |
| 28 | The Book of Isaiah |
| 29 | Who is Thy Neighbour? |
| 30 | The Book of Romans |
| 31 | The Afrikaner a Unique Nation |
| 32 | The Book of Hosea |
| 33 | The Law of the Lord |
| 34 | Flying Saucers |
| 35 | The Book of Daniel |
| 36 | The Names of GOD |

| No | Title |
|---|---|
| 37 | The Sabbath |
| 38 | Angels – A Complete Study |
| 39 | Second Coming of Christ – A Complete Study |
| 40 | Punishment and Guilt |
| 41 | The Apostle Paul's letter to the Ephesians |

**Naslaan Biblioteek:**

Boeke oor verskillende onderwerpe is beskikbaar.

**CD's and DVD's**

Daar is 3000 CD's en 350 DVD's beskikbaar waarop Pastor F.W.C. Neser's se boodskappe vasgelê is.

**Website**

Besoek ons webtuiste : **www.israelmusthear.co.za** waar al die leringe, preke en boeke gratis afgelaai kan word.

**E-mail address**: ekklesiakassetfonds.neser@gmail.com

**Eksterne Hardeskywe – 1 terrabyte**

Ons sal al die preke, leringe, dvds en boeke vir u gratis aflaai op u eie hardeskryf.  U is net verantwoordelik om dit by die kantoor te kry en weer te kom kry as ons klaar is.

Donasies vir die diens is welkom.